# PSALM 141

141

Kom gou! Na U, o He - re, roep ek,

en neem dit as 'n of - fer aan,

'n wie-rook -of -fer, of van graan,

as ek my han-de na U uit - strek.

1 2 3 4 5 6 7 8

X Lied :

2.

Heer, wil U oor my woorde waghou,
oor wat ek sê en wat ek praat,
wil my gedagtes van die kwaad
en van verkeerde dinge weghou.

3.

Wie onreg doen en ander sonde,

hou, Here, my van hulle weg,

ver weg van hulle feesgereg,

die lekkernye van hul monde.

4.

Laat die opregte my teregwys,

laat hy in liefde my kasty;

maar goddeloses word vermy;

hoe gasvry ook, ek sal hul wegwys.

5.

Ek bid aanhoudend teen die boosheid,

die kwaad en onreg wat hul stig;

Heer, my gebede word gerig

voortdurend teen die goddeloosheid.

6.

As hulle leiers van 'n krans stort,

"Dis goed," so sal hul my hoor sê;

laat hulle bene oral lê

soos kluite waar 'n land geploeg word.

7.

O Heer, op U rig ek my oë,

my skuiling - ek, u eiendom.

Wil dat ek kwyn, o Heer, voorkom;

behou my deur u mededoë.

8.

Dié wat 'n strik vir my gestel het,

laat hulle self daaronder ly;

laat kom my ongedeerd verby,

vang hulle in hul eie vangnet.